# Laat my met U verenig lewe

Laat my met U ver - e - nig le - we,

U wat die wa - re wyn - stok is;

u krag gee my voort-du - rend le - we;

1 1b 2 3 4

X Lied :

1(b)

273

be-waar my van ver - der - fe - nis.

Deurstroom, be - siel en se - ën my

so - dat ek al - tyd vrug - baar bly.

1 1b 2 3 4

X Lied :

2.

Word elke loot nie reg gesnoei nie,
sal daar net wilde lote skiet.
Die druiwestok sal nie kan bloei nie,
die rank en loot geen vrugte bied.
Die wyse wynboer ken sy snoei
sodat die druif al voller groei.

3.

Geen groeikrag
kom deur eie strewe,
niks kan ek sonder U, o Heer;
in u gemeenskap bloei my lewe
en word die lewensvolheid meer.
Ek wil aan U verbonde bly -
Bly U, o Here, steeds in my.

4.
Nee, Heer, van U wil ek nie skei nie,
U wat die ware wynstok is.
As ek nie in u liefde bly nie,
is ek 'n loot wat vrugloos is.
Gee dat ek altyd vrugbaar bly
en U verheerlik word in my.